# Bewaar ons, Vader, deur u Woord

252



Be - waar ons, Va - der, deur u Woord;



help ons teen on - reg, roof en moord.



Keer dié wat selfs u ei - e Seun



op - nuut wil krui - sig deur die leuen.

2.

Bewys u mag, o Jesus, Heer;

toon dat U oor u kerk regeer.

Beskerm die hele Christendom;

bewaar ons tot u groot dag kom.

3.

O Heil'ge Gees wat in ons bly,

gee dat ons lewens sin mag kry;

staan by ons in die laaste nood;

lei ons tot Lewe uit die dood.